# PSALM 21

21



O Heer, die ko- ing roem u mag;



dis waar-oor hy nou bly is



nou - dat die stryd ver-by is.



Hy het oor-win dank-sy u krag



waar - van hy nou ge - tuig;



hy ju - bel en hy juig.

2.
U *het gegee* wat *hy be*geer,

ge*luk en seën in* oorvloed,

'n *goue kroon en* voorspoed,

'n *l*ewe lank en *hoog g*eëer,

vol *aansien* en vol roem,

meer *as wat* jy kan noem.

3.

Om*dat U* naby *aan hom* is,

gun *U hom altyd* voorspoed

en *blydskap steeds in* oorvloed.

U *trou aan* hom is *onbe*twis;

U *sal hom* vas laat staan,

dit *met hom* goed laat gaan.

**4.**

**U *gryp die* vyand *met u* hand;**

**u *haters sal vers*lind word**

**wat *deur u hand ge*vind word.**

**U *vuur sal* hulle *dan ver*brand.**

**So *tref U* hulle, Heer,**

**so *sal U* hul verteer.**

5.

U *maak die* aarde *van hul* vry,

van *hulle nage*slagte,

die *kwaad van hul g*edagte.

U *is teen* hulle *voorb*erei;

hul *planne* listig, boos,

is *teen u* magteloos.

6.

Wan*neer u* boog na *hulle* mik,

dan *seëvier u* almag

en *gee u krag die* deurslag.

Jaag *hulle* op die *vlug van* skrik:

laat *ons u* roem besing,

aan *U ons* hulde bring.